B3

# NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK
# GEMEENTE BENORYN



## 1941 - 2001
## 60 JAAR DEUR GOD GESEËN



**In Christus lewe ons vir God, vir mekaar en na mekaar**

**GROETEBOODSKAP AAN GEMEENTE BENONI – 60 JAAR.**

Die Kerkraad
Hervormde Gemeente Benoni

Baie dankie vir die voorreg dat die kerkraad my gevra het om as 'n gemeenteseun hierdie kort gelukwensing namens die **Kommissie van die Algemene Kerkvergadering** aan u te mag rig.

Die Gemeente Benoni is 60 jaar oud. Hartlik geluk. Te maklik word gesê dat dit maar 'n kort tydjie in die geskiedenis van die Kerk is. Dit mag so wees, maar in die lewe van mense is sestig jaar langer as die helfte van ons lewe. In dié lig gesien kan 'n gemeente en gemeentelede gerus bly wees. Sestig jaar is 'n geseënde tyd.

Tydens so 'n fees sal dank en herinnering twee fasette wees waaraan aandag gegee word. Dank veral vir die genadegawe van die geloof. Onse God het deur sy Gees aan ons die grootste geskenk gegee: die geloof in Jesus Christus, die weg, die waarheid en die lewe. Mag ons die skat ontvang het. Terwyl ons bly is, dink ons egter ook terug aan ander gemeentelede en geloofsvreugdes. As gelowiges kon ons baie mooi dinge uit die hand van ons Here geniet het. Daar was ook smart, siekte en dood in baie huise. In 60 jaar gebeur daar baie in die lewe van 'n mens.

Kerkstigting is 'n geloofsdaad. Kyk ons na die stigtingsdatum, sien ons dat dit te midde van die Tweede Wêreldoorlog was. Te midde van 'n wêreld wat in verwoesting staan, te midde van 'n situasie wat mense tot wanhoop genoop het, het ons vadere tot gemeentestigting oorgegaan. Wat 'n mooi getuigskrif van hulle vertroue in God en 'n vaste hoop op Sy toekoms. Kerkwees is ook 'n stryd. Dis 'n stryd teen die bose, teen finansiële en ekonomiese magte, teen kleingeloof en helaas ook dikwels 'n stryd onder geloofsgenote. Dank aan God dat nieteenstaande ons swakheid, die gemeente Benoni deur Sy krag bewaar is tot vandag toe.

Om Kerk te bly, is egter ons taak en doelwit. Vir die toekoms moet ons steeds kerk en gemeente wees. Moet daar steeds gepreek, gekatkiseer en pastorale en barmhartigheidswerk geskied. Ouderlinge, diakens, predikante, mans en vrouens, ouers en kinders sal steeds hard moet werk om God se Koninkryk te bou. Laat ons Kerk bly – ons geloof vas ge-anker in Jesus Christus, ons Verlosser. Dien geen ander Here as Hy wat gekruisig en opgewek is uit die dode nie. Met dit as fondament leef ons onberispelik terwyl u die oog rig op die jongste dag, die glorieryke dag van ons Here se verskyning!

Die tyd sal kom – ons glo dit, Heer, soos wat ons hier vergader –
Dat ons met U ook eenmaal weer, sal aansit by die Vader.
O Heer, so goed, dit skenk ons moed. Dit sterk hier ons vertroue;
Geloof word eens aanskoue.

Vreugde, seënwense en 'n mooi toekoms word u toegebid.

DR JMG STORM

## BOODSKAP VAN DIE VOORSITTER VAN DIE RING VAN BRAKPAN

Hiermee 'n woord van groete en gelukwense aan u, die kerkraad en gemeente van Benoni/Benoryn. Dit is met groot dankbaarheid teenoor ons Hemelse Vader dat die Kommissie van die Ring van Brakpan kan deel in u vreugde en feesvieringe rondom u sestigste bestaansjaar. In 'n terugskouing oor die afgelope 60 jaar sal dit duidelik blyk dat u gemeente en die werk gedoen in diens van Christus, die Heer van die kerk, getuig van liefde, volharding en geloof. Veral die werksaamhede oor die afgelope twee jaar dui daarop dat u gemeente met die genade van God van krag tot krag sal gaan. Daarom ook 'n woord van seënwense namens die Ring van Brakpan aan u vir die toekoms. In ons gebede dra ons u huidige predikant, Ds W.J. Smith, kerkraad en gemeentelede aan die Here op.

Ds. M.A. Venter
Voorsitter: Ring van Brakpan



VANUIT DIE PASTORIE...

Om in Benoni Gemeente, die nuwe Benoryn, diensbaar te kan wees, maak ons opgewonde en bly. Alhoewel ons verbintenis met die gemeente nou so 'n bietjie meer as twee jaar is, strek dit tog 'n bietjie wyer.

Gedurende 1985 ontmoet ek vir Susan, waar ons beide Tukkiestudente is. Sy kom stel my voor aan haar tuisdorp, Benoni, waar sy op Laerskool Northmead en Hoërskool Brandwag se skoolbanke was. Die liefde bloei en 19 Desember 1987 trou ons vanuit die Gereformeerde Kerk en ons onthaal word hier uit ons einste kerksaal aangebied. Na my dienspligtydperk in 1990, woon ons vir drie maande by my skoonouers in Farrarmere in, terwyl ons wag op 'n beroep. Innes word gedurende hierdie tyd gebore – sy eerste dorp wat hy dus ken, is Benoni.

Ons ontvang die beroep na Westonaria Gemeente. Ds. Vrey hoor daarvan, en versoek my om eers te wag om die beroep aan te neem, aangesien ds. Snyman met emiritaat gaan, en hy van mening is dat Benoni my kan beroep. Ek weet vandag dat die Goeie Vader ons reg gelei het om eers die wye draai in Westonaria te gaan maak, sodat Hy ons kon voorberei op dit wat vir ons in Benoni sou wag.

Om vandag terug te kyk oor die twee jaar, weet ons dat dit wat ons saam as 'n gemeente moes deurmaak, ons net hegter aan mekaar verbind het. Ons kan met trots sê dat ons lief is vir julle. Dankie aan die kerkraad wat my vertrou en aan my die ruimte gee om te werk, sonder dat ek die gevoel het dat julle oor my skouer loer om te sien wat ek aanvang. Baie dankie aan elke gemeentelid waar ons welkom in julle huise is. Ons bid dat hierdie verhouding net hegter sal word. Die pastorie staan altyd oop vir julle!

Liefde in Christus
Willem, Susan, Innes en Stephan

**GROTER**

# BENONI



## - die stad van mere -

## GROTER BENONI
**- Die stad van mere –**

Ongeveer 50 000 jaar gelede het jagters vir die eerste keer die omgewing wat vandag as Benoni bekend staan, geëksploreer. In die huidige Rynfield omgewing is daar oorblyfsels van hulle wapens, wat uit die steentydperk dateer, gevind.

Vier groepe, wat wêrelde verwyderd van mekaar staan in terme van taal, gebruike en agtergrond, het in die beginjare deel gevorm van Benoni se eerste inwoners. Dit was die blanke Afrikaners wat in die omgewing geboer het, die Nie-blankes, wat hoofsaaklik plaas- en mynwerkers was, die Britte wat vanaf die steenkool- en tinmyne in Engeland hier as mynwerkers kom werk het en laastens die Jode uit Rusland, wat as handelaars hier kom handel dryf het. Die eerste Indiërs, wat hoofsaaklik op die suikerplase in Natal gewerk het, het ook die geleentheid aangegryp om handel te kom dryf toe hulle hoor van die groeiende ekonomie.

Goud is in 1887 in Benoni ontdek en dit het die groei vir hierdie omgewing gestimuleer. Teen die vroeë 1900's was Benoni omring deur die sewe rykste myne ter wêreld. Hoewel die laaste myne teen 1964 gesluit het, word goud tans weer by die #2 en #3 skag van die ou Kleinfontein Myn naby die Hyperama herwin.

Gedurende 1907 word Benoni as 'n munisipale area geproklameer, en in 1992 verkry Benoni stadstatus. Gedurende die 1860's het vier plaasboere wat vanaf die Kaapprovinsie hierheen verhuis het, tussen die graslande 'n aantal fonteine ontdek. Hulle besluit toe om hulle plase as beskrywend daarvan, na die fonteine te vernoem: Kleinfontein, Modderfontein,

Rietfontein en Vlakfontein. Die grense wat hulle vir die plase neergelê het, was nie reëlmatig getrek nie en het tot gevolg gehad dat daar tussenin 'n stuk "uitvalgrond" was, wat as't ware dan aan niemand behoort het nie. Dit het die destydse landmeter-generaal, Johan Rissik, soveel hoofbrekens gegee, dat hy besluit het om die plek BENONI te noem. Benoni beteken "seun van my smarte".

Selfs Brakpan was vroeër jare deel van Benoni. Dit is eers in 1919 dat Brakpan 'n eie munisipaliteit gekonstitueer het en 'n eie stadsraad verkies het.

Die Kleinfontein Mynhoop, sowat 92m hoog, was vir jare die hoogste landmerk in Benoni. Tans word dit deur moderne tegnologie herwin. Na beraming bevat die mynhoop nog sowat 1700kg gouderts en is dit min of meer R 77 000 000 werd. Ons vyf mere strek oor 'n gebied van 40km. Benoni, die "juweel van die Oos-Rand", het juis die naam ontvang, omdat die aantal mere wat in die Blesbokspruit is, as't ware soos 'n string pêrels uit die lug vertoon.

Die Groter Benoni lê 1645m bo seespieël en word huidiglik deur bykans 600 000 inwoners bewoon. As besigheids- en toeriste roete, is die stad geleë tussen twee hoofweë, te wete die R77 en die N12. Juis vanweë die rustigheid, maar ook die toeganklikheid tot groter sentra, word daar dikwels na Benoni as 'n "slaapdorp" verwys. Ten minste sal Benoni bly groei, as sy inwoners steeds by die huis kom slaap.

---

**Geneem en vry vertaal vanaf die webblad:**
www.benoni.org.za/municipality/history/index.htm

## BENONI GEMEENTE: DIE EERSTE DEKADE

Die stigtingsvergadering word op 17 Mei 1941 gehou om 19:00 in die Brandwagskool onder leiding van die Ringskommissie van Trichardtsfontein nl. ds. LM le Roux as voorsitter, ds. JC du Plessis as skriba, en die ouderlinge CM van Schalkwyk en HBL Kruger, in samesitting met die lidmate van die Afdeling Benoni. Die voorstel om die nuwe gemeente van die gemeente Brakpan af te stig, word gemaak deur brs. JC Brickhill en H Pelser. Dit word algemeen aanvaar. "Die naam van die Gemeente sal wees: Ned. Hervormde Gemeente BENONI. Die Gemeente betaal een derde van die traktement en sal een derde aanspraak hê op die dienste van die predikant. Die bedrag waarop besluit word vir die predikant se reistoelae is £ 2 per maand.

As Kerkraad vir die nuutgestigde gemeente word verkies:

| WYK | OUDERLING | DIAKEN |
|---|---|---|
| Benoni Wes | CL Engelbrecht | MH Bornman |
| Benoni Oos | JJ van Vuuren | J Greyling |
| Northmead | L Lombaard | JW Smith |
| Brentwood Park | F Vorster | J Botha/GA v Wyk |
| Cloverdene | JG Gauche | HP Wolmarans |
| Sesfontein | Potgieter | JH Nagel |
| Putfontein | C Prinsloo | SJ Klopper |
| Fairleads | HP Prinsloo | NW Steyn |

Die lys van 71 nuutverkose kerkraadslede en aanwesige lidmate onderteken saam met die Ringskommissie die notule.

Op 28 Mei 1941 word die eerste Kerkraadsvergadering gehou onderleiding van ds. MM Grobler van Brakpan. Oudl. CL Engelbrecht word verkies as skriba-kassier en oudl. JG Gauche as ondervoorsitter. Hierdie twee broers ontvang ook die opdrag om 'n lopende rekening vir die gemeente by Volkskas te open. Oudl. FA Vorster word as die eerste

Kategese Superintendent verkies. Die eerste Finasiële Komitee word saamgestel uit Broers JG Gauche, FA Vorster,F van Wyk, HP Goosen en JPH Schönefeldt. Die Kerkraad begroot vir 'n maandelikse gemeentelike inkomste van £ 30. Goedkeuring word verleen dat 50 stoele aangekoop word vir die gebruik van die gemeente met eredienste wat in die Brandwagskoolsaal gehou word.

Oudl. Engelbrecht deel die vergadering mee dat 'n eerste vergadering van die susters van die gemeente op Woensdagaand, 5 Junie 1941 by hom aan huis te Brentwood Park sal vergader.

Reeds by die eerste kerkraadvergadering word Ds. MM Grobler versoek om "...vas te stel teen watter prys 'n kerkgebou, soos die van die Gereformeerde gemeente, gebou kan word". By die tweede vergadering op 21 November 1941 deel ds. Grobler die vergadering mee dat die "kaart en transport van Benoni Kerkgrond eersdaags verwag word".

Ds. MM Grobler maak die volgende opmerking tydens die eerste kerkraadvergadering: "Die stigting van 'n nuwe gemeente is soos die bou van 'n nuwe huis. As die begin goed is en die fondament stewig gelê is, is die voortbestaan voortdurend".

Dat daar donker en onseker tye beleef was in die vroeë kinderjare van die gemeente, hoor 'n mens wanneer Ds. MM Grobler by die vergadering van 19 Januarie 1942 sê: "Ons lewe in moeilike tye. Die oorlog brei meer en meer uit. Die wêreld is donker. Die vraag kom soms hoe sal dit met die Heer se gemeente gaan?". Hy roep die gemeente op om vas te hou as hy daarop antwoord: "Ons lewe uit die geloof...Hy bestuur alles na Sy wil". Daar word ook gemeld van die vaste geboue wat die gemeente reeds besit, die ledetal wat bly groei en die eredienste wat al hoe beter bygewoon word. Die begroting vir 1942 beloop £ 270 en die gemeente word opgeroep om hulle beloofde offergawes te gee.

Die eerste afvaardiging uit die gemeente na die "Hoog Edele Algemene Vergadering" was Oudl. JJ van Vuuren en Diaken SJ Klopper. Daar word op 12 Februarie 1942 besluit dat elke afgevaardigde die bedrag van £12 sal ontvang. Die Kerkraadvergadering formuleer die volgende beskrywingspunt: "Die Hoog Edele Algemene Vergadering oorweeg die vasstelling van 'n minimum salaris van 'n predikant ten einde hom instaat te stel om aan sy geldelike verpligtings, aan sy studie verbonde na te kom en om na aflegging van sy studies, hom bo die peil van finansiële druk te stel".

By die Kerkraadsvergadering van 5 Februarie 1942 versoek Boksburg dat Benoni met hulle 'n kombinasie ooreenkoms sal aangaan. Aangesien dit nutteloos blyk te wees om die een kombinasie ter wille van 'n ander te verbreek, word 'n afvaardiging na Boksburg gestuur om meer inligting in te win. Ds. Grobler waarsku dat dit nie verhoudinge tussen Benoni en Brakpan moet vertroebel nie. Daar word op 12 Februarie 1942, nadat 'n afvaardiging uit Boksburg aangehoor is, besluit om die kombinasie ooreenkoms met Brakpan op 31 Maart 1942 te beëindig en 'n nuwe ooreenkoms met Boksburg vir die daaropvolgende drie jaar aan te gaan. Na drie jaar sou Boksburg volle verantwoordelikheid vir die predikant neem. Die predikant vir die gekombineerde gemeentes sou dan in Boksburg woon en die finansies word om die helfte verdeel. Elk van die twee gemeentes moes aan die predikant £ 20 .16 . 8 per maand betaal, die helfte van die telefoonkostes en £ 3 per maand vir huisvesting.

By die Gemeente se eerste Gemeentevergadering op 25 April 1942, word daar ernstig oor 'n eie kerkgebou gepraat. Die boukostes word gemeld as £ 4000 en indien elk van die 500 lidmate 'n bedrag van £2 gee kan 'n waarborg van £ 1000 reeds gegee word. By die kerkraadsvergadering van 28 Mei 1942 word die ooreenkoms tussen Benoni en Boksburg gefinaliseer en onderteken en op 31 Mei 1942 neem die Gemeente afskeid van ds. en mev. MM Grobler. Ds. PJ Smit van Springs sal die gemeente voorlopig bedien.

By die kerkraadvergadering van 2 Julie 1942 besluit die gemeente om ds. JC du Plessis van Germiston te beroep. Hy bedank die beroep. Daarna word ds. WF Huysers van Durban op 23 Julie 1943 beroep. Hy neem die beroep aan. Die verhuisingskostes van £ 26 vanaf Durban na Benoni word deur die gemeente betaal.

Op Saterdag, 17 Oktober 1942 om 7:30 word ds. Huysers as die eerste predikant van Benoni Gemeente bevestig. Die volgende hooggeplaastes is na die geleentheid uitgenooi: die Burgermeester, die hoofmagistraat, skoolhoofde van die Afrikaanse skole, predikante van die plaaslike sustersgemeentes en alle Randse predikante. Op 21 Oktober 1942 lei ds. WF Huysers sy eerste kerkraadsvergadering in die gemeente. Daar word, op versoek van 'n brief van ds. Geyser, besluit dat die gemeente Benoni 'n bedrag van £ 3 per maand sal bewillig vir hulpbehoewende gemeentes. Oudl. Engelbrecht wys die kerkraad daarop dat daar meer ernstig aan die bediening van die Jeug in die gemeente aandag gegee moet word.

Op 18 November 1942 besluit die kerkraad om kerk te bou "...op grondplan van Roodepoort kerk met die nodige veranderings groot genoeg vir 400 sitplekke. Dat 'n bedrag van £4500 geleen word...". Ds. Huysers word opdrag gegee om die nodige fasiliteite by Sanlam te verkry. Die boukommissie word saamgestel uit A Geeringh, R van Nispen, JG Gauche, C Engelbrecht en JW Smith. By die gemeentevergadering van 23 Januarie 1943 word gemeld dat alle voorbereidings getref is en dat die bouplanne reeds opgetrek is. Hoewel dit ten tye van die oorlog is en geld skaars is, is bougenootskappe gretig om geld uit te leen. Beide Sanlam en Ou Mutual is bereid om 'n lening teen 5% toe te staan. Die gemeente ondervind egter probleme met 'n boupermit. Uiteindelik word 'n permit verkry en begin Preta Konstruksie Werke met die bou van die kerk op 14 Junie 1943. Die boukoste was uiteindelik sowat £ 7770. Die totale koste beloop egter £ 9300. Die Gemeente leen egter £ 6500 by SANTAM teen 'n rentekoers van 4,5%. Bouwerk aan die nuwe en eerste kerkgebou vir Benoni begin in volle

swang op Maandag 14 Junie 1943. Die omheining van die kerkgronde beloop 'n bedrag van £ 400. Ds. Huysers meld dat 'n bestelling vir 'n hoeksteen reeds geplaas is, met 'n opskrif na aanleiding van 1 Timoteus 1:17. Daar word ook gemeld dat 'n orrel van ons weeshuis vir die bedrag van £ 5 aangekoop kan word. Die NHSV word genader om die orrel kontant aan te koop, maar met groot vreugde word kennis geneem dat Broer J Putter van Fairleads die £5 geskenk het. Die hoeksteenlegging vir die nuwe kerkgebou word bepaal vir Saterdag 7 Augustus 1943 om 2:30nm. Die hoeksteen is 'n geskenk van die boukontrakteurs.

Terwyl die bouwerk volgens beplanning verloop, ontdek die kerkraad met 'n skok dat die erf oorkant die kerkgebou deur die minister van spoorweë aan die AGS toegeken is. 'n Vertoë is gerig, maar die minister het laat weet dat hy reeds die erf toegeken het en nie nou die reg kan onttrek nie. Die stadraad het ook, met groot simpatie laat weet dat hulle slegs die planne kan afkeur indien dit nie aan die bouregulasies voldoen nie. Die kerkraad besluit as volg:

"1) Om te verhinder dat die Apostolies groter grond verkry deur byvoorbeeld die huis langsaan hulle standplaas aan te koop. 'n Opsie op hierdie huis is reeds geneem.

2) Om 'n kompromie aan te gaan deur ander grond vir hulle te verkry".

Na hierdie besluite volg dan bepaalde gesprekvoering met die AGS Kerk. Die pastoor, 'n sekere mnr. Rheeders het egter sy spyt hieroor uitgespreek aangesien hulle nie bewus was van die bouplanne van die Hervormers nie. Hoewel daar na alternatiewe gekyk word, besluit die kerkraad steeds: "...dat indien daar nie 'n bevredigende oplossing in hierdie saak verkry kan word nie, daar 'n geregistreerde brief deur 'n prokureur aan die AGS gestuur sal word, dat indien hulle op die voornemende standplaas 'n kerk bou of dienste in 'n tent waarneem, die kerkraad van hierdie gemeente 'n interdik op hulle sal neem deur die

hoërhof, op gronde van die geringste geraas van hulle kant". Pastoor Rheeders gee egter die versekering dat hulle alles sal doen om te verhinder om daar te bou, "...daar hulle die Here van ganser harte dien". Die kerkraad versoek ook dat die saak op 'n goeie manier geskik moet word. Daar word by die kerkraadvergadering van 19 Januarie 1944 gemeld dat: "Die Administrasie het die standplaas van hulle teruggeneem. Ons is nou heeltemal veilig".

By hierdie vergadering word daar ook met vreugde kennis geneem dat die inwyding van die nuwe kerkgebou waarskynlik gedurende Maart 1944 sal plaasvind. Voordat dit kon gebeur moes die kerkraad eers die bedrag van £ 9.3.4 aan die munisipaliteit oorbetaal vir agterstallige grondbelasting vanaf 1941 tot 1943. Daar word reëlings getref dat 'n foto van die eerste kerkraad geneem sal word op Sondag, 30 Januarie 1944 na die nagmaal.

Die inwydingsdatum vir Maart het nie gerealiseer nie. By die kerkraadvergadering van 12 Maart 1944 word besluit dat Prof. Dr. Rautenbach tydens die inwyding as "Fees-redenaar" sal optree. Na die inwyding van die kerkgebou sal daar "dubbeldienste" gehou word, nl 10vm en 7nm. Die notules maak nie melding van die datum waarop die inwyding van die kerkgebou plaasgevind het nie. Daar word wel verwys dat die kerkraadvergadering van Woensdag, 24 Mei 1944 die eerste in die nuwe kerkgebou is. Daar heers groot dankbaarheid dat daar ten spyte van die moeilike tye, toevlugting tot die kerk was. Die gemeente het sedert die stigtingsdatum gegroei vanaf 320 tot 634 lidmate.

Dat die tye waarin die gemeente geleef het, onstuimig was, blyk op 'n skielike en onbeplande reis van ds. Huysers na Kaapstad, waar hy met die waarnemende Eerste Minister, mnr. Hofmeyer gesprek gevoer het oor klerewerksters. Daar word verwys dat die vakbonde in die hande van Sally Sacks is, wat kommunistiese propaganda maak. Die dispuutpunt waaroor dit gaan, is dat die winste uit die kleremakersbedryf aangewend

word vir die verkiesings in Rusland. Voorts is "...die meisies gekant teen saamwerk met basters", en wend hulle tot die kerke om hulp.

Binne-gemeentelik word die stryd ook gevoer. Kerkraadlede woon nie gereeld die vergaderings by nie, hulle is afwesig sonder om skriftelike verskoning te maak, hulle woon vergaderings by sonder dat hulle "...volgens die Kerkwet" aangetrek het, diakens dra nie gereeld af nie, daar moet 'n addisionele lening van £ 1600 by Sanlam aangegaan word en die predikant kry opdrag om 'n oortrokke rekening van £ 800 vir die gemeente aan te gaan. Voorts word daar ook melding gemaak by die kerkraadsvergadering van 23 Januarie 1945 van die eerste tugsaak in die gemeente, omdat "...'n dogter van ons gemeente haarself skuldig gemaak het aan die sewende gebod".

By dieselfde genoemde vergadering meld Ds. Huysers dat die kombinasie ooreenkoms tussen Boksburg en Benoni op 10 Julie 1945 verval. Aangesien Benoni Gemeente nog "...jonk en sensitief" is en 'n groot finansiële las dra, word voorgestel dat Boksburg Gemeente genader word vir 'n verdere kombinasie ooreenkoms van 12 maande. Na onderhandelinge met die kerkraad van Boksburg, blyk dit dat hulle eens is dat die kombinasie verleng word tot Oktober 1946.

By die kerkraadvergadering van 13 Junie 1945 word 'n beginselbesluit geneem dat grond vir die bou van 'n pastorie aangekoop moet word. Benoni Gemeente wil selfstandig staan, maar finansiële druk maak dit moeilik. Intussen blyk dit dat Boksburg tog wel meen dat die kombinasie so gou moontlik verbreek moet word, aangesien die las wat dit op ds. Huysers plaas, haas bo-menslik is. By die vergadering van 14 November 1945 stel ds. Huysers self, dat die bearbeiding van twee gemeentes onmoontlik geword het en dat Benoni nou selfstandig moet staan en sy eie predikant moet beroep.

Die gemeentevergadering van 2 Desember 1945 word 'n draaipunt in die geskiedenis van Benoni as die kombinasie ooreenkoms met Boksburg

beëindig en 'n eie predikant te beroep. Daar word gereël dat die afskeid van ds. en mev. Huysers op 9 Desember 1945 sal plaasvind. Na hierdie besluit geneem is, notuleer die skriba: "Die stilte gekenmerk was oortuigend van die moeilike afskeid van ds. en mev. Huyzers". Die kerkraadvergadering direk na afloop van die gemeentevergadering besluit, ten spyte van die versoek van ds. Huysers om dit nie te doen nie, om hom as predikant van die Gemeente Benoni te beroep. Ds. Huysers herhaal dat hy nie die beroep sal aanneem nie. Die Kerkraad besluit dan om ds. DF Erasmus te beroep.

Die tekort aan predikante word beskryf as "…'n teken van vooruitgang". Die gemeente word opgeroep om nie moedeloos te word nie. "Die tyd vir Benoni sal aanbreek". Die beroep van 'n predikant, oorheers hoofsaaklik die werksaamhede van die kerkraad gedurende die eerste helfte van 1946. Daar word besluit dat daar nie 'n beroep gedurende die tweede helfte van 1946 uitgebring sal word nie, en dat daar voorlopig van die dienste van proponent NJ van Schalkwyk gebruik gemaak sou word. Aangesien daar maar min beskikbare predikante was, moet die kerkraad oor die bestek van 1946 onderskeidelik sewe beroepe uitbring, voordat proponent NJ van Schalkwyk op 18 Desember 1946 beroep word en die beroep as eerste volstandplaas predikant die beroep na die Gemeente aanneem.

Intussen werk die kerkraad, gemeente, NHSV en jeug hard saam aan fondsinsamelings gedurende 1946 om die oorhoofse kostes te dek en die lenings terug te betaal. Besondere aandag word ook aan armsorg gegee, wat natuurlik 'n aanduiding was van die nood waarin mense hulleself in hierdie tye bevind het. Selfs die suksesvolle basaar wat gehou was, was tog gekenmerk aan die moeilike omstandighede en die "…skaarsheid aan kossoorte". Die sosio-ekonomiese druk het ook daartoe gelei dat dit "…onder die aandag van die kerkraad gekom het dat een van die susters wat met Oktober nagmaal belydenis gedoen het, diefstal gepleeg het". Die moeilike ekonomie het selfs 'n grassnyer buite bereik geplaas en die gras moes maar met 'n skaapskêr gesny word.

Die binnekring van die kerkraad word ook nie van krisisse gevrywaar nie. Oudl. Gauche beweer dat daar "...te veel senioriteit aan die kant van die ouere Kerkraadslede is. Die ander voel sleg. Hulle wil bedank, omdat hulle as minderwaardiges behandel word". Die ouer kerkraadslede maak op hulle beurt weer beswaar dat hulle deur die jonger lede as "dominee" aangespreek word.

Die kerkraadvergadering van 8 Januarie 1947 word gekenmerk deur blydskap en vreugde nadat ds. NJ van Schalkwyk te kenne gegee het dat hy ander beroepe bedank het om die beroep na Benoni Gemeente aan te neem. Proponent van Schalkwyk versoek dat daar nie 'n spesiale ontvangs vir hom gereël word nie. Die datum vir sy ordening word bepaal op Vrydagaand, 31 Januarie en die intree-preek en voorbereidingsdiens vir 1 Februarie 1947. Proponent van Schalkwyk staan egter ook op troue. Die kerkraad staan aan hom twee Sondae se verlof toe en reëlings word getref om vir hom 'n boekrak te laat maak as trougeskenk. Hy nooi die kerkraadslede uit na sy troue op Saterdag, 22 Februarie 1947 in Pretoria.

Nadat ds. van Schalkwyk sy intreepreek gelewer het, het die gemeente vir die eerste keer vir die jaar vergader. Ds. ES Mulder, wat in die tyd toe die gemeente nie 'n predikant gehad het nie, as voorsitter opgetree het, word bedank vir die besondere dienswerk wat hy in die gemeente verrig het. Hierdie vergadering besluit ook om 'n lening van £ 9000 by Volkskas aan te gaan. Daarmee word die lening van £ 6000 by Santam afgelos en die oorblywende £ 3000 word aangewend om 'n pastorie aan te koop. Ds. van Schalkwyk koop ook vir hom 'n motor aan teen 'n bedrag van £150. Die motor is in 'n goeie toestand, behalwe dat dit 'n nuwe waterpomp, nuwe buite bande en gereedskap nodig het. Hiervoor was die formidabele bedrag van £ 19 . 12 . 0 nodig.

Die eerste kerkraadsvergadering in die nuwe pastorie vind plaas op 25 Maart 1947. "Die voorsitter spreek die hoop uit dat ons almal 'n genotvolle aand sal hê...Die susters neem nou sitting in 'n ander

vertrek…'n aantal broeders maak verskoning dat hulle nie in ampsgewaad is nie". Selfs die dominee sal nie sy toga dra tydens vergaderings by die pastorie nie. Het hierdie nuwe en jong ds. van Schalkwyk die kerkraad op 'n verligte en nuwe spoor geneem? Die kerkraad vergun hom om as kommandant van die Voortrekker beweging op te tree en selfs br. Vorster wat toesighouer oor 'n danssaal is, word toegelaat om as ouderling te dien. Hy het egter telkens tydens nagmaalnaweke die broers daarop gewys dat "…die môre ons nagmaalviering is en vra die broers om op gematigde wyse hulle gevoelens te uiter". Dit blyk of Psalm 25:2 sondermeer 'n gunsteling lied vir Ds. van Schalkwyk was, aangesien dit by verskeie vergaderings gebeur het dat hierdie lied ter opening van die vergadering gesing is.

Gepraat van sing – die £ 5-orrel wat van die weeshuis in Krugersdorp aangekoop is, het ook nie meer aan die vereistes van die gemeente voldoen nie. Die Firma Nicol en Saley is genader om 'n luidspreker aan die orrel te koppel om vas te stel of dit beter klank kan verskaf. Tydens 'n buitengewone gemeentevergadering wat, let wel, die aand van 30 Mei 1948 gehou is, het ds. van Schalkwyk die noodsaaklikheid van die aankoop van 'n nuwe orrel vir die gemeente aanbeveel. Dit is 'n elektriese orrel en kan van 'n Johannesburgse maatskappy aangekoop word vir 'n bedrag van £ 800. Die vergadering besluit dat die nuwe orrel op Sondagaand, 27 Junie 1948 om 7nm ingewy sal word met 'n gewyde orreluitvoering en samesang. Oudl. W Venter koop die ou orrel aan teen £20 plus 'n donasie van £5 vanaf oudl. JA Fourie.

'n Nuwe babaseuntjie maak sy opwagting gedurende Junie 1948 en die kerkraad besluit om 'n kat as geskenk aan die nuwe baba te gee.

Ds. van Schalkwyk meld dat hy trots op Benoni Gemeente is en dat hulle gereeld in groot getalle die eredienste en vergaderings bywoon. "Selfs in ander gemeentes word die kerkraad van Benoni aangeprys". Ongelukkig neem die kerkraad kennis tydens die vergadering van 30 November 1948 dat ds. en mev. Van Schalkwyk 'n beroep na 'n ander gemeente aanvaar

het en dat hulle op Sondagaand, 5 Desember 1948 afskeid van die gemeente neem. Op 7 Desember 1948 beroep die kerkraad vir ds. WF Huysers, maar hy bedank die beroep. So word die grootste deel van 1949 ook gekenmerk aan die herhaalde pogings van die kerkraad om sonder sukses 'n predikant na die gemeente te beroep, totdat proponent PG Geertsema op 3 Oktober 1949 beroep word en dit aanneem. Proponent Geertsema het vanaf die GKSA na die Hervormde Kerk oorgekom. Hier word die eerste keer melding gemaak dat die kerkraad 'n predikant per beroepsbrief beroep.

'n Nuwe predikantspaar – nuwe behoeftes. Kort nadat ds. en mev Geertsema in die pastorie ingetrek het, word daar melding gemaak van die agterstoep wat toegebou moet word en as 'n addisionele slaapkamer ingerig moet word. By die kerkraadvergadering van 7 Februarie 1950 word 'n beginsel besluit geneem om 'n nuwe pastorie te bou. Gedurende 1951 word die eerste pastorie verkoop teen 'n bedrag van £ 2690 en 'n nuwe pastorie word gebou met 'n lening van £ 4700. Die minister van vervoer het die kerkraad ook verwittig dat die twee standplase langsaan die kerk vir 'n bedrag van £ 600 aangekoop kan word.

'n Eerste Ouderlingevergadering in die gemeente word op Woensdag, 14 Februarie 1951 gehou. Die formaat daarvan sien nie veel anders daaruit as die kerkraadvergderings nie.

Op 19 Desember 1951 word ds. PG Geertsema tydens 'n kerkraadvergadering losgemaak van die gemeente, nadat hy die beroep na die Gemeente Otjiwarongo-Tsumeb in die destydse SWA aanvaar het. Die omgewing is nie vir hom onbekend nie, aangesien die gemeente juis aan hom vroeër gedurende Junie tot Julie 1951 spesiale verlof gegee het om die gemeentes in SWA te gaan bedien.

Die eerste dekade van die geskiedenis van Benoni Gemeente word gekenmerk aan swaar en donker tye. Twee wêreldoorloë word oorleef. Mense kry swaar, is arm en ly broodgebrek. Die toestroming na die

goudmyne laat die Oos-Randse dorpe soos paddastoele oornag groei. Benoni word gekenmerk as die sterker groeipunt, omring deur die sewe rykste goudmyne ter wêreld. Hoewel dit nie altyd in die gemeente finansieël voor die wind gegaan het nie en gemeentelede gedurig tot offervaardigheid aangespoor moes word, sien mens God se hand en hoor jy Sy stem as 'n gemeente in hierdie donker tye steeds bly groei. Gelowiges weet waar hulle hulp vandaan kom en hulle neem hulle toevlug daarheen. Naas al die bates wat die gemeente bekom het, is hulle grootste en ononderhandelbare bate hulle onwrikbare geloof in Jesus Christus. Daarom dat hulle die kommunisme van die dag en al die teenslae wat na hulle kant kom kan afweer, kan groei, en kan bly voortbestaan. Die geliefde Psalm 25:2, wat telkens gesing was met die opening van vergaderings was 'n lewende anker om aan vas te hou:

Heer, maak mij uwe wegen,
Door uw Woord en Geest bekend;
Leer mij, hoe die zijn gelegen;
En waar heen G'uw treden wendt:
Leid mij in uw waarheid;
Leer ijvrig mij u wet betrachten;
Want Gij zijt mijn heil, o Heer!
'k blijf U al den dag verwachten.



Ds WF Huyzers (1942-45)



Ds NJ V Schalckwyk (1946-1948)



Dr P Geertsema (1949-1957)



Dr JA Stoop (1952-56)


Dr JF Stutterheim (1957-1964)


Ds JP Snyman (1964-1967)


Ds JC Kruger
(1967-1974 / 1978-1991)


Ds THJ Nieumenhuizen (1975)


Ds PJ Van Der Merwe (Sr)
(1976-1978)


Ds J Vrey (1989-1991)


Ds FH Van Der Merwe
(1991-1998)


Ds JF Van Der Merwe (1994-2000)

DIE DAAROPVOLGENDE JARE

ENKELE GESKIEDKUNDIGE HOOGTEPUNTE SEDERT 1952

## DS. WF HUYZERS : 1942-1945

Verwys : Die eerste dekade

## DS. NJ VAN SCHALKWYK : 1946-1948

Verwys : Die eerste dekade

## DS. PG GEERTSEMA

Verwys : Die eerste dekade

## DR. JA STOOP : 1952-1956

| | | |
|---|---|---|
| 17 September 1952 | : | Beroep na gemeente en aanvaar onmiddellik |
| 11 Oktober 1952 | : | Dr. Stoop word bevestig |
| 15 Oktober 1952 | : | Die skriba kry opdrag om 2 dosyn eksemplare van die kerkwet te bestel |
| 31 Oktober 1952 | : | 'n Lesing in die Voortrekkersaal oor die Roomse gevaar |
| 14 Januarie 1953 | : | Opdrag word gegee om die standplaas in Rynfield te verkoop en onmiddellik die standplase langs die kerk en pastorie aan te koop |
| 24 Januarie 1953 | : | Die bates van die gemeente is sowat £20000, maar die laste is steeds £9000 |
| 11 Februarie 1953 | : | Student van Niekerk ontvang £5 vir die herstel van die kerkhorlosie |
| 11 Februarie 1953 | : | Weens 'n "gevaar wat kan ontwikkel…is dit wenslik dat een uit hulle geledere |

| | | |
|---|---|---|
| | | gekies word vir die bearbeiding van Nederlandse gesinne. |
| 22 Maart 1953 | : | 'n Kinderdiens word gehou. |
| 4 April 1953 | : | Die gemeentevergadering gee toestemming dat die twee erwe langs die kerk vir £600 aangekoop mag word. |
| 8 April 1953 | : | Die notule lees: "Die kerkraad word versoek om saam te werk en die probleem van adresveranderings en verdwynende lidmate te help oplos…Krematorium te Benoni:…". Die klink nogal verdag om die twee sake langs mekaar in die notule te lees. |
| 6 September 1953 | : | 'n Marmer doopvond wat deur die Sondagskoolkinders geskenk is, word in gebruik geneem. Die eerste baba wat daaruit gedoop word is Petrus Jacobus Mostert. |
| 9 September 1953 | : | Daar word besluit dat die ouderling wat die gebed in die konsistorie doen, ook vir die predikant 'n handdruk sal gee "…voordat hy die kanseltrap bestyg". |
| 31 Oktober 1953 | : | Die Familiebybel is nou beskikbaar in Afrikaans |
| 12 April 1954 | : | Onstuimighede in die gemeente heers, 'n gemeentelid kla Dr. Stoop aan, 'n Tugkomitee word in die lewe geroep. |
| 12 Mei 1954 | : | Die jeug wat doodgeloop het, word "herstig" |
| 8 Junie 1955 | : | Die argitekfirma Geers & Geers ondersoek die kerkgebou en bevestig dat dit nie verder sal bars nie. |
| 17 Augustus 1955 | : | Planne word voorgelê vir die |

| | | |
|---|---|---|
| | | verandering aan die kerkgebou. Die konsistorie en moederskamer verskuif dan na die agterkant, by die gallerytrappe. |
| 21 Maart 1956 | : | 'n Tweede notuleboek word ingebruik geneem |
| 16 Mei 1956 | : | 'n Versoek word gerig dat daar by 'n volgende geleentheid 'n "geestelike kerkraadsvergadering" gehou moet word. |
| 3 Oktober 1956 | : | Tug word ook as een van die geestelike sake beskou. |
| 18 November 1956 | : | Akte van losmaking word aan Dr. Stoop verleen, nadat hy die beroep na Brixton Gemeente aanvaar het. |

## DR. JF STUTTERHEIM : 1957-1964

| | | |
|---|---|---|
| 19 Junie 1957 | : | Na ses mislukte pogings, word Dr. JF van Gemeente Leeudoringstad beroep. Hy aanvaar die beroep. Hy en sy gesin arriveer op 27 Augustus 1957 in Benoni. |
| 7 Oktober 1957 | : | Die stadsklerk word versoek om 'n spoedbeperking van 15 m.p.u teenoor die kerkgebou aan te bring. |
| 25 Januarie 1958 | : | 400 pamflette word aangekoop en versprei wat handel oor die AGS en die weerlegging daarvan. |
| 15 Oktober 1958 | : | £ 6 word gestuur ter steun van die minderheidsprobleem van die blanke in Tanjanika om eie blanke skoolgeriewe te skep. |
| 15 April 1959 | : | 'n Bybel sal voortaan aan diakens gegee |

| | | |
|---|---|---|
| | | word as trougeskenk, terwyl hulle in diens staan van die kerk. |
| 24 Oktober 1959 | : | Toestemming word van die gemeente verkry om persele 473 en 475 aan mnr. Broz te verkoop teen £ 3500. Hy wil 'n piesangnywerheid aldaar oprig. |
| 17 Februarie 1960 | : | 'n Ontstoke ouderling wil weet waarom die predikant "God save the Queen" laat sing het tydens die roudiens van die afgestorwe goewerneur-generaal.<br><br>'n Ouderling sal voortaan voor die kerkdeur staan en lidmate verwelkom. |
| 17 Augustus 1960 | : | Toestemming word verleen dat die NHSV mag ontbind. |
| 29 Maart 1961 | : | Daar word nou met Rande en sente gewerk. Die heffing beloop R 1.35 per lidmaat. |
| 17 Mei 1961 | : | 'n Erediens met die oog op Republiek wording word vir 30 Mei gereël in ds. van Niekerk se gemeente. |
| 20 September 1961 | : | Sprake bestaan reeds oor die moontlike afstigting van 'n gemeente uit Benoni. |
| 28 Oktober 1961 | : | Kennis word geneem dat die kerkskuld pas afgelos is, maar dat die gemeente nog R 7 400 op die pastorie skuld. |
| 3 Februarie 1962 | : | Die kerkraad beveel aan by die kommissie van die AKV dat die woord "gelykstelling" met die woord "vermenging" in Artikel 3 vervang word. |
| 11 April 1962 | : | Reëlings word getref en uitnodings word gestuur as voorbereiding op die gemeente se mondigwordingsfees. |
| 30 Januarie 1963 | : | Al die ontvangstes vir die gemeente se |

| | | |
|---|---|---|
| | | 21e verjaardag het ingekom en die uitstaande skuld op die pastorie is R5800. |
| 17 April 1963 | : | Die bloei tydperk van die goudmyne is verby. Die gemiddelde inkomste per lidmaat is R2-28. Dit is R1-36 minder as die ooreenstemmende tydperk van 1962. |
| 2 Desember 1963 | : | Die stadraad wil die geskiedenis van Benoni saamstel en vra insae in die gemeente se notuleboeke. |
| 15 Januarie 1964 | : | Daar word 'n naamsverandering vir die Kerk voorgestel as "die Suid-Afrikaanse Hervormde Kerk" en deur gegee vir goedkeuring deur die gemeente vergadering. |
| 19 Februarie 1964 | : | Na die indiening van verskeie klagtes teen Dr. Stutterheim oor leerkwessies, word sy ontslag goedgekeur en sy afskeid gereël vir 1 Maart 1964. |
| 18 Maart 1964 | : | 'n Beginselbesluit word goedgekeur dat ondersoek gedoen word na die moontlikheid van afstigting. |

## DS. JP SNYMAN : 1964-1967

| | | |
|---|---|---|
| 15 April 1964 | : | Ds. JP Snyman van Gemeente Outjiwarongo stel die gemeente per telegram in kennis dat hy die beroep aanvaar. Sy ontvangs vind plaas op Vrydag, 5 Junie 1964 in die Voortrekker saal, sy bevestiging op Saterdag, 6 Junie en sy intreepreek op Sondag, 7 Junie om 3nm. |

| | | |
|---|---|---|
| 19 Augustus 1964 | : | Daar word besluit dat daar op Saterdag die 29e 'n poging aangewend sal word om die duiwe van die plafon af te verwyder. Die broeders word versoek om hulleself aan te meld..." |
| 20 Januarie 1965 | : | Daar sal by die gemeentevergadering aanbeveel word dat 'n nuwe pastorie gebou word. Die gemeente besluit op 13 Februarie dat voortgegaan moet word. |
| 14 April 1965 | : | Leef die gemeente in 'n tyd van morele verval? Ten minste 4 tugsake word by die vergadering gehanteer en 'n tweede tugkommissie word in die lewe geroep. |
| 12 Mei 1965 | : | Strek die tug tot na die dood? 'n Sekere ouderling stel voor dat waar lidmate nie die kerk bygewoon het nie "...die kis in sulke gevalle net in die portaal en nie in die kerk toegelaat word nie. Dit sal dien as 'n mate van tug". Wonder of die sulkes daarna gereeld in die kerk was. |
| 10 November 1965 | : | 'n Versoek word ontvang van gemeente-lede om af te stig. Dit word na die Ringskommissie verwys vir verdere ondersoek |
| 13 April 1966 | : | Die moontlikheid om eerder 'n tweede predikant te beroep, word ondersoek. Die lidmaattal staan op 1037. |
| 14/15 Mei 1966 | : | Die 25-jarige bestaan van die gemeente word gevier. |
| 14 September 1966 | : | Ondersoek na 'n tweede predikant, of die aankoop van 'n standplaas by Petit word uitgebrei. Daar word besluit om vir die gemeente te vra om standplaas 9/3 |

| | | |
|---|---|---|
| | | en 9/2 by Petit aan te koop. Na ondersoek, beveel die kommissie aan dat daar eerder 'n tweede predikant beroep moet word. |
| 16 Oktober 1966 | : | Daar word besluit om 'n tweede predikant te beroep, maar ook om grond by Petit teen R2300-00 aan te koop. |

## DS. JC KRUGER : 1967-1974

| | | |
|---|---|---|
| 14 Februarie 1973 | : | Die weleerwaarde voorsitter wys daarop dat in die Ned. Herv. Kerk gebooie nog afgekondig word. |
| 16 Mei 1973 | : | 'n Diaken versoek dat 'n erediens gehou word met die tema: "Ek het nie tyd nie". |
| 10 April 1974 | : | Ds. Kruger neem 'n beroep aan en die vergadering besluit om elke maand byeen te kom, totdat 'n suksesvolle beroep uitgebring is. |
| 15 Augustus 1974 | : | Die stadsraad het 0,9 ha grond op die hoek van Millburn en Sarel Cilliersstraat teen 'n waardasie van R18 000 aan die gemeente beskikbaar gestel |

## DS. THJ VAN NIEUWENHUIZEN : 1975

| | | |
|---|---|---|
| 1 Desember 1974 | : | Nadat verskeie beroepe die afgelope jaar sonder sukses uitgebring is, word 'n lys van beroepafwagtende proponente aan die vergadering beskikbaar gestel. Nadat daar vir 'n derde maal per geslote stembrief gestem is, word proponent TH Jansen van Nieuwenhuizen na die gemeente beroep. Hy aanvaar. |

| | | |
|---|---|---|
| 12 Januarie 1975 | : | Ds. van Nieuwenhuizen word georden. |
| 12 Februarie 1975 | : | Die kerkraad maak ten sterkste beswaar teen kaalnaelery en ander morele standaarde. |
| 10 September 1975 | : | Weens verskeie redes, maar hoofsaaklik omdat die kerkgebou te klein geword het word besluit dat 'n ander kerkgebou nodig is.<br><br>Terwyl die werksaamhede van die kerkraad gedurende 1975 hoofsaaklik gekenmerk word deur onderhadelinge met die stadsraad om grond te bekom, word die kerkraad die perseel van 1,2 ha op die hoek van Struben- en de Mist strate aangebied. Finansies is egter 'n probleem. Die gemeente het tans 698 lidmate. |
| Desember 1975 | : | Ds. van Nieuwenhuizen aanvaar 'n Beroep na Silwerton. |

## DS. PJ VD MERWE : 1976-1978

| | | |
|---|---|---|
| 11 Februarie 1976 | : | Die stadsraad stel die grond op die hoek van Struben- en de Miststrate beskikbaar teen R 24 600. |
| 29 Maart 1976 | : | Verskeie beroepe is onsuksesvol uitgebring. Die kerkraad beroep ds. PJ vd Merwe en hy aanvaar. |
| 13 April 1976 | : | Die Tom Jones persele word verkoop teen 'n bedrag van R 300 000 |
| 27 April 1976 | : | Aankoms van die van der Merwe gesin in Benoni. |
| 9 Mei 1976 | : | Intreepreek om 3nm |

| | | |
|---|---|---|
| 16 Junie 1976 | : | Daar word besluit dat notules voortaan met die hand geskryf sal word en nie meer getik word nie. Die besluit blyk nie die mees sinvolle te gewees het nie. Die notules is geskryf in 'n notuleboek sonder lyne en kom deurgans as slordig voor. Dit komplimenteer nie die beeld van die gemeente nie. |
| 16 Januarie 1977 | : | Die eerste lidmaat in die bestaan van die gemeente word met die formulier van die ban uitgesluit uit die gemeente. |
| 13 April 1977 | : | Die huis in Greybestraat 73 wat die gemeente meegeval het uit 'n boedel, word vir R 22 000 verkoop. |
| 16 November 1977 | : | Die beeld wat oor die afgelope jaar van die gemeente uitgaan, tot onrus. Daar bestaan 'n dissiplinêre komitee in die gemeente. By hierdie vergadering word 18 gesinne vir tughandelinge na die kerkraad opgeroep. Dit beïnvloed die moraal van die gemeente.<br><br>Bestellings op die kerklike koerant "die Hervormer", word vir 1978 gekanseleer. |
| 15 Februarie 1978 | : | Daar word met 22 gesinne in 'n finale fase van tug gehandel. |
| 10 Mei 1978 | : | 'n Kombi vir die gemeente is aangekoop teen R 1900-00. |
| 16 Julie 1978 | : | Ds. vd Merwe het 'n beroep na Schweizer-Reneke aanvaar en die kerkraad vergader weer om te beroep.<br><br>Met 'n verslag wat ds. vd Merwe nalaat vir die kerkraad om te behandel, word |

opdrag gegee dat daar na die leer en lewe van sowat 57 gesinne gekyk moet word.

## DS. JP SNYMAN : 1978-1991

| | | |
|---|---|---|
| 13 September 1978 | : | Ds. JP Snyman, voorheen predikant van die gemeente, word weer beroep. Hy aanvaar die beroep. |
| 17 Januarie 1979 | : | Die huidige bussie bied nie voldoende vervoer nie. Daar word aanbeveel dat nog 'n bussie aangekoop word. |
| 14 Februarie 1979 | : | Psalm en Gesangeboekies word aan die inwoners van Pauline Davies geskenk. |

Die bedieningstydperk van Ds. JP Snyman blyk 'n rustige era in die geskiedenis van die gemeente te wees. Miskien dalk te rustig, aangesien verskeie aktiwiteite van vergadering na vergadering oorgedra is, met die opmerking: "Die saak geniet die nodige aandag".

Die nuwe kerkgebou, geleë op die hoek van Struben- en de Miststrate is gedurende die bedieningstydperk van ds. Snyman in 1985 gebou. Hieroor sal afsonderlike opmerkings gedoen word.

BENONI : DIE ONLANGSE JARE

Die Gemeente is die afgelope dekade bedien deur:

| | | |
|---|---|---|
| **DS. J VREY** | : | **1989-1991** |
| **DS. FH VD MERWE** | : | **1991-1998** |
| **DS. JF VD MERWE** | : | **1994-2000** |
| **DS. WJ SMITH** | : | **1998 →** |

## 'n NUWE KERKGEBOU WORD OPGERIG

Die dorp brei uit; gemeente brei uit; nuwe behoeftes ontstaan en die gevoel dat die kerkgebou waaroor die gemeente beskik, al hoe meer ondoelmatig raak, is 'n steeds groeiende gedagte. By die vergadering van 13 Januarie 1982 word 'n brief van die stadsraad voorgelees waarin aangebied word om die huidige grond in Tom Jonesstraat van die gemeente te koop. Hierdie aangeleentheid word na die Finansiële en advieskommissie verwys vir verdere ondersoek.

Ouderling Smit sê dat die Stadraad nog wag op 'n bedrag van die beoogde kerk wat op die de Mist straat erf gebou gaan word. Daar word algemeen besluit dat 'n benaderde bedrag van R 200 000-00 gegee moet word. 'n Komitee vir kerklike eiendomme beveel egter aan dat die kerk en grond in Tom Jonesstraat nie verkoop moet word nie, aangesien die mark vir grond nie goed is nie. Aan die anderkant is daar natuurlik die beoogde snelweg wat deur die stadsraad in vooruitsig gestel word. Met hierdie snelweg is daar 45 huise wat in gedrang kom, en die opmerking word gemaak dat "...daar word betwyfel of die snelweg ooit gebou gaan word".

Krisisse met onderhandelinge is nie uitgesluit nie. Daar word berig dat die stadsraad opdrag aan 'n prokureur gegee het om die koopkontrak van die de Miststraat grond te staak, aangesien die kerkraad die grond wat nog nie in hulle besit is nie, wil laat hersoneer as 'n residensiële erf. Die fout was egter dat die kerkraad in besit van 'n erf in Gesiggiestraat was wat hulle wou laat hersoneer, en die skriba het die foutiewe erfnommer aan die stadsraad gegee. Nadat hierdie fout reggestel is, kon die kerkraad opdrag gee aan die prokureurs dat die koopakte opgestel moet word.

Opgewondenheid heers onder die kerkraad met hierdie stap wat geneem is en daar word besluit om onverwyld by die gemeentevergadering aan te

beveel dat daar voortgegaan mag word om planne op te stel vir die bou vas 'n nuwe kerkgebou.

Intussen word die aanbod van R 200 000-00 vir die kerk in Tom Jones deur die stadsraad aanvaar. Die kerkraad besluit onmiddellik om hierdie aanbod van die hand te wys. Met in agneming van die aantal erwe wat by hierdie aanbod ingesluit word, word besluit dat 'n bedrag van R 500 000-00 oorweeg kan word. Die stadsraad gee kennis dat aansoek gedoen is by die direkteur van plaaslike bestuur om leningsbevoegdheid en magtiging om die erwe van die gemeente te koop.

Die groei era wat Benoni Gemeente beleef, gebeur ook in ander gemeentes. Die kerkraad van Boksburg kom met die gedagte dat daar gekyk moet word na die verskuiwing van gemeentegrense, sodat daar 'n nuwe gemeente by Atlasville gestig kan word. Die kerkraad meen egter dat hierdie moontlikheid nie wenslik sou wees nie, aangesien beplanning en onderhandelinge vir 'n nuwe kerkgebou reeds te gevorderd is. Die proses om van 'n pastorale hulp in die gemeente gebruik te maak, is ook reeds by die kerkraad aanbeveel, en daarvoor is ook reeds heelwat werk ingesit om die saak in plek te kry. Intussen word die besluit by 'n Ringsvergadering geneem dat Boksburg Gemeente voortaan by die Ring van Germiston sal inskakel.

Onderhandelinge vorder goed en op 16 Februarie 1983 versoek die argitekte en ingenieur die kerkraad om 'n aanstellingsbrief, sodat hulle die terrein kan besoek en kan begin om die planne op te trek. Die besluit word finaal op 16 Maart 1983 geneem dat "...die kerkraad van die gemeente Benoni van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika gedeelte 1 van erf 1930 Rynfield dorpsgebied registrasie afdeling I.R. Transvaal aankoop, teen die bedrag van R 20 640-00. Hierdie nodige vorms is ook geteken". Die planne word meegaande verkry. Daar word besluit dat die kerkraad dit eers onder oë sal neem voordat dit na die gemeente versprei sal word. Die vrae en onduidelikhede ten opsigte van

die planne word deur broer Peet Botha toegelig. Daarna word die sketsplanne in beginsel aanvaar.

Herhaalde versoeke aan die gemeente om by te dra tot die boufonds, is egter nie so suksesvol as wat aanvanklik gehoop is nie. Die mening word op 'n stadium geuiter dat die boufonds so swak vorder dat daar nie oorweeg kan word om 'n kerk te bou nie. Hierop doen die voorsitter, Ds. JP Snyman 'n beroep op almal om alle pogings aan te wend om fondse in te samel. Broeder Oosthuisen bied aan om die kerkterrein in de Miststraat gelyk te maak soos benodig. Daar word aanbeveel dat sy brandstof en operateur vergoed sal word teen R 300-00. Broeder Phillip Minnaar bied ook aan om sy skraper te voorsien vir die skraap van die terrein.

Die prosesse vorder goed. Op 16 Mei 1984 word besluit dat die elektrisiteit van die ou pastorie afgeskakel moet word en dat die ou stoele en twee tafels in die ou pastorie verkoop moet word. Gedurende Junie 1984 word 'n tjek van die stadsraad ten bedrae van R 502 576-71 ontvang. R 500 000-00 word onmiddellik by die Raad van Finansies belê. Die tender vir die bou van die kerk word toegestaan aan M van R Jurgens Boukontrakteurs teen 'n bedrag van R 651 936-00.

Met alles nou in plek, reël die boukommissie 'n sooispitfunksie vir 29 September 1984 om 15:00. Die geleentheid sal afgesluit word met 'n bring en braai geleentheid.

Daar word op 13 Februarie 1985 berig dat die bouwerk goed vorder en dat verskeie bedrae reeds uitbetaal moes word. Die banke wat gekies is, kos R 55-00 per sitplek en het daartoe gelei dat die uitgawes vergroot het. Die kostes vir die banke beloop R 28 000-00, die kombuis R 18 000-00 die orrel R 55 000-00 en ander elektriese toerusting R 32 000-00 Daar word voorts ook besluit om 'n tuin-uitlê-fonds in die lewe te roep en gemeentelede word gevra om R 10-00 per lidmaat hiervoor te bewillig. Die laaste nagmaal in die ou kerkgebou sal gedurende Augustus 1985

plaasvind, en derhalwe word besluit om op hierdie dag 'n kerkraadfoto te neem.

'n Datum vir die hoeksteenlegging word beplan vir 20 April 1985. Daar was aanvanklik beplan om miniatuur troffels te laat maak om die boufonds aan te sterk, maar weens swak belangstelling, kon dit nie die kostes regverdig nie. Daar word aanvanklik gerapporteer dat ds. Snyman die hoeksteen geskenk het en die kategese 'n troffel geskenk het. Dit word reggestel deurdat dit National Monumentalworks is wat die hoeksteen geskenk en gegraveer het.

Die ekonomie byt aan almal se sakke. Daar word berig dat die prys van die orrel ook verhoog het. Die Raad vir Kerkmusiek verlang 'n skriftelike opdrag van die gemeente om voort te gaan met die ontwerp en toesighouding tydens installering van die orrel. Terselfdertyd word gemeld dat 'n brief gepos is insake die sloping van die ou kerkgebou. Die kerkbanke moet aan die gemeentes van ons Kerk te koop aangebied word en sou Dr. van Wyk nie in die orrel belangstel nie, moet dit oorweeg word om dit aan gemeente Weskus te verkoop. 'n Gemeente in Kempton Park het intussen van die orrel te hore gekom en dit teen R 3000-00 van die gemeente aangekoop. Hulle was self verantwoordelik vir die aftakel, vervoer en installering van die orrel. Ouderling Lindeque meld dat Gemeente Zesfontein intussen belangstel in al die banke op die galery teen R 2000-00. Die res word aan 'n swart gemeente teen R 3000-00 verkoop.

Die nuwe kerkgebou sal voorsien word van buis verwarming in die winter, en aangesien daar reeds vooraf bewus was dat die gebou warm in die somer sou wees, moes ondersoek gedoen word na lugreëling.

Uiteindelik begin die langverwagte uitsigte realiseer. Daar word gemeld dat die laaste erediens in die ou kerk op 10 November 1985 sal wees en dat die inwyding van die nuwe kerkgebou op Saterdag, 16 November 1985 sal plaasvind en die voorbereidingsdiens op Sondag, 15 November

sal wees. Vernuwing en verandering bring natuurlik altyd onsekerheid mee. Gevolglik noem die orreliste dat sy nie kans sien om in die nuwe kerk op die groter orrel te speel nie. 'n Brief en geskenk van waardering word aan haar oorhandig. 'n Nuwe orreliste is vanaf 1 November 1985 aangestel. Die ou hoeksteen wat ingemessel is by die nuwe kerkgebou sal deur Mev. Huysers (voormalige predikantsvrou van die gemeente) onthul word.

Die kerkraad is bewus dat iets nuuts altyd die aandag trek. Daar word besluit dat besoekerskaartjies gedruk moet word en in die banke geplaas word, sodat nuwe intrekkers of besoekers besoek kan word. Ongelukkig is daar vanaf die streeksekretaris van die Bybelgenootskap verneem dat nuwe kanselbybels eers gedurende 1986 beskikbaar sal wees. Die kanselbybel word met 'n inskripsie voorin, geskenk op 16 November 1985 deur Ouderling en Mev. JJ Schutte. Ongelukkig word nie vermeld deur wie die kanselkleed geskenk is nie. Daar word in alle geval besluit om 'n ruiker aan die persoon te gee as blyk van waardering. Suster Esterhuizen word bedank vir die kruik en bord as skenking op die tafel voor in die kerk. So ook die NHSV vir die Nagmaaltafeldoeke wat geskenk word

Die note rol en elkeen wat iets gedoen het, hou kort-kort die hand uit. Die argitekte, boukontrakteurs, SA Orrelbouers, stofsuiermaatskappye, verkoelingmaatskappye, terreinbeligting, tuindienste, tuintoerusting, boorgatmaatskappye, 'n lig by die orrel, stoele by die tafel in die liturgiese ruimte, omheining van die kerkgronde – noem maar op – almal staan gereed , want as dit wyn reën, moet 'n mens se beker nie 'n gat in hê nie. Maar die wynkan kan ook leeg raak. Party van die dinge moet op die ys geplaas word en die kerkraad moet besluit om 'n oortrokke rekening van R 50 000-00 by die bank aan te gaan.

Met al die idilliese verwagtinge en vreugde oor 'n nuwe kerkgebou wat weer eens 'n belangrike fase in die gemeente se geskiedenis weerspieël, word die gemeente daaraan herinner dat ons maar nog net in die wêreld

is. 'n Alarmstelsel moet geïnstalleer word, want daar is die wat het en die wat nie het nie. Die middernag-sosialisme van gelyke verdeling kom knaag ook aan die gemeente se deure.

Weg van die een krisis, gekonfronteer met die volgende. Op 17 September 1986 word 'n pamflet versprei waarin die inwoners van Rynfield beswaar kan maak, aangesien die stadsraad dit oorweeg om Strubenstraat na 'n deurweg te verander. Planne word van die stadsraad aangevra en daar word verneem dat die deurpad nie meer by die kerk sal verbyloop nie.

Tans beset die gemeente die kerkgebou reeds 'n goeie vyftien jaar. Sedert Ds. Snyman wat groot insette en tyd spandeer het met die daarstel van 'n nuwe kerkgebou, met emiritaat gegaan het, is die gemeente in die kerkgebou reeds bedien deur 4 predikante.

Die sestigjarige Gemeente is nie oud nie. Ons staan maar nog in ons kinderskoene, want soos 'n kind leef uit die hand van sy ouers, so sal ons leef uit die hand van ons Hemelse Vader.

Baie keer word die opmerking gemaak dat Benoni sy naam gestand gedoen het. Die swaarkry, die pyne, die onsekerhede, die onstabiele politieke en ekonomiese omstandighede, die twee wêreldoorloë, die invloed van vakbonde en verpligte militêre diens, die flouheid van lidmate en die beperkte vermoeëns van mense – dit alles was swakker as die hand van God wat met sy kerk oppad is, want:

Hou Christus self sy kerk instand - vergeefs die hel se woede,
As Koning aan Gods regterhand, regeer Hy ons ten goede.
Hy is in alle leed - ons steeds tot hulp gereed
Bewaak die Christendom, en as die vyand kom
Stuit Hy die bose woede

(Gesang 218:1)

# DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE BENORYN

Op Sondag, 11 Maart 2001 neem die Gemeentevergadering die besluit dat ons voortaan bekend sal staan as die Gemeente Benoryn.

Waarom hierdie verandering?

Verskeie redes gee aanleiding tot die besluit. Waar die eens sterk gemeente in Tom Jonesstraat geleë was, vind daar 'n al hoe groter ontvolking plaas weens misdaad en demografiese verskuiwings, sodat daar slegs drie wyke in die middedorp oor is wat hoofsaaklik uit bejaardes bestaan. Benoni Sentraal is lank nie meer die groeipunt nie. So meen sommige lidmate dat die naam reeds moes verander het toe die gemeente 15 jaar gelede hulle intrek in die voorstedelike uitbreiding Rynfield geneem het.

Voorts vertel die geskiedenis van die gemeente van swaar tye. Veral die afgelope dekade was 'n laagtepunt toe die gemeente bykans die helfte van sy lidmate verloor het en in 'n geweldige groot finansiële krisis gedompel was. Die dankbaarheid dat God met sy Kerk oppad is, kon tydens 'n dankdiens op 11 Februarie 2001 gevier word, toe die laaste tjek aan die Raad van Finansies oorhandig kon word en die gemeente kon opstaan onder die skuldlas wat hom gebuk laat gaan het. Groot dankbaarheid heers ook as die gemeente steeds in lidmaatgetalle groei.

Om die naam te verander het, dui op 'n stuk nuutmaking. Dit is 'n simboliese gebeure – God wat nuut maak noem vir Abram voortaan Abraham, vir Jakob noem Hy Israel, vir Saulus noem Hy Paulus en vir Benoni noem Hy Benoryn, sodat die gemeente nie sal vergeet dat wie ons is en wat ons is , alles uit die hand van God kom en dat alles wat Hy met ons doen, Hy dit doen omdat Hy in Sy genade en liefde met ons bemoeienis wil maak.

Dit beteken nie as die gemeente 'n nuwe naam het, dat ons nou in die toekoms van krisisse gevrywaar sal wees nie. Wanneer die Here vir Paulus nuutmaak sê Hy dat Ekself sal vir hom wys hoeveel hy vir My Naam moet ly. Sou die gemeente in die toekoms weer moet swaarkry, sal ons, net soos in die verlede aan God vashou.

Daarom sal Benoni nooit sy wortels, sy verlede kan vergeet nie. Omdat dit Jesus Christus alleen is wat die bestaan van 'n gemeente regverdig, beteken dit ook nie dat ons in die verlede minder gemeente van Christus was, as wat ons nou is nie. Plek vir grootheidswaan omdat dit nou goedgaan, is daar ook nie, want God het ons laat opstaan. Benoryn simboliseer die oue ineen en vervleg met die nuwe – dit simboliseer dat die was, die is en die sal, nie anders geleef kan word as dat ons biddend, onder die leiding van die Gees, steeds oppad is na God se koninkryk nie.

Met ons verlede as anker in die een hand en die toekoms as kompas in die ander, gaan ons met blydskap die nuwe uitdagings saam met God in. Ons wil nie net ons visie sê nie, maar ons wil dit leef dat ons **in Christus wil lewe vir God, vir mekaar en na mekaar,** want as geroepenes in Jesus Christus wil die Nederduitsch Hervormde Gemeente BENORYN in gehoorsaamheid aan die Drie-enige God HOOP verkondig deur W(w)oord en daad aan alle mense waar ons leef, deur mekaar te dien en vir mekaar om te gee. As ligdraers in die stad Benoni sal ons steeds biddend moet bly vra:

Laat Heer U seën op ons daal,
U guns uit Sion, ons bestraal,
U wat beveel en dit geskied,
Wil Heer U seën oor ons gebied.


Belydenisgroep: Feb 1999


Kerk en Koeksisters bly maar sinoniem


Die NHSV oppad om te gaan uitgee.


´n "noot-vir-´n-brood" vir die in nood sonder brood


Die Algemene Kommissie en Ringskommissie deel in ons dankbaarheid sonder skuld


Die diakens vind "voldoende middele" vir barmhartigheid

